# Jesus Christus, Heiland, Heer

Je - sus Chris - tus, Hei - land, Heer,
Man van smart en ly - ding,
U daal van die he - mel neer,
sterf vir ons be - vry - ding.

378

1(b)

In die gees sien ons u kruis
bui - te - kant die mu - re.
Een - saam ly U, wreed ver - guis
in die droe - we u - re.

1 1b 2 3

X Lied :

2

In geloof wil ons oordink
al die spot en laster!
Hamerhoue wat weerklink,
spyker U al vaster!
Om ons te bevry, verlos,
sterf U pynlik, stadig.
Ons skuld het u dood gekos.
U was ons genadig.

3

Jesus, ek moet ook my kruis
opneem al my dae;
U volg na die Vaderhuis
met my vrees en vrae.
Help my, Heer, versterk my wil,
rig my swakke treë.
Help my hier my taak vervul,
rig my op u weë.